44

# PSALM 44

Ons het dit, Heer, ge-hoor met ei - e o - re:
Hoe goedge-sind was U ons volk te - vo - re;
U het die na - sies voor hul uit-ge - dryf;
hul het die land ge-kry vir hul ver - blyf.

1 2 3 4 5 6 7 8

X Lied :

2.
Niks het hul deur hul
eie krag vermag nie,
en van die swaard
het hulle niks verwag nie.
U liefde, Heer,
en u teenwoordigheid,
U self was die
oorwinnaar in die stryd.

3.
My boog en swaard
kan ek ook nie vertrou nie.
Daarom sal ek my
hoop nie daarop bou nie.
Deur U te loof,
het ons dit mos erken:
U het ons deur
u krag alleen laat wen.

4.
Hoe laat U, Heer,
ons nou dan in die skande?
U lewer ons nou oor
in vreemde hande.
U gee vandag u volk
so maklik weg.
Ons moet alleen nou
teen die vyand veg.

5.
U stry die stryd nie langer
met ons saam nie
en gee nie om dat ons,
verag, ons skaam nie.
Ons moet die spot
van ander nasies hoor;
U lewer ons aan die
verstrooiing oor.

6.

Ons het mos, Heer,
nie u verbond geskend nie,
ons het ons van u pad
nie afgewend nie.
Maar nou het U ons
land ineen laat stort,
tot woeste puinhoop
het die plek geword.

7.

Ons word soos vee,
soos slagvee, Heer, behandel
al het ons steeds met U,
ons God, gewandel.
Om U is ons verneder
en verslaan
en moet ons in die
dood te gronde gaan.

8.
Word wakker nou
en stel ons nie so bloot nie.
Ag, Heer, moet ons nie
langer so verstoot nie.
Rig ons weer op,
staan ons soos vroeër by.
Kom ons te hulp, o God,
en maak ons vry.